73

# PSALM 73

Vir Is - ra - el maak God dit goed,

vir dié wat rein is van ge-moed.

Tog was dit vir my on-ver-klaar-baar

waar - om die god - de - lo - ses goed vaar.

1 1b 2 3 4 5

X Lied :

1(b)

Want sorg-loos leef hul, sterk, ge - sond,

en bai - e kwaad kom uit hul mond.

Hul leef as - of geen kwel - lings pla;

hul trots word soos 'n snoer ge - dra.

2.

Vir *hulle dien* geweld as kleed,
asof *hul* net van *voorspoed* weet.
Dit *lyk vir* my dit *is om't* ewe
of *jy* opreg of *sondig* lewe.
Hul *matig hulle* alles aan
en *sonder* vrees is *hul* bestaan.
Hul *leef in rykdom* onverstoord,
asof *God dit nie* weet nie, voort.

3.

**Het *ek verniet die* kwaad vermy**
**om *daagliks* nuwe *straf te* ly?**
**As *ek so* aanhou *rede*neer het,**
**sou *ek die* vromes *nie ge*ëer het.**
**Maar *eers in God se* heiligdom**
**het *ek tot* die be*sef ge*kom:**
**Dié *wat op gladde* weë loop,**
**sal *val en eindig* sonder hoop.**

4.

Ek *het my rede*loos gedra
en *onge*grond het *ek ge*kla.
Niks *verder* as 'n *klein*e handreik,
nooit *verder* het U *my laat* afwyk;
en *toe my hart ver*bitter was,
toe *hou U* my nog *altyd* vas.
U *lei my met u* wyse raad,
U, *Here, red my* van die kwaad.

**5.**

**Hoe *swak van liggaam* en van gees,**
**U *sal my* krag en *sterkte* wees.**
**Niks *anders* het vir *my méér* waarde,**
**niks *in die* hemel *of op* aarde.**
**Dis *goed om naby* U te wees,**
**dan *is daar* niks om *voor te* vrees.**
**My *hoop het ek op* U gestel.**
**Ek *sal van al u* werk vertel.**